SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 7 NOVEMBER 2021

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ________________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za, terwyl die teks bulletins by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/ afgelaai kan word. Om by die Mailchimp bulletin e-poslys aan te sluit, stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris.

In die Nuus vandag:

ZS18MOTH AKTIEF VAN 11 TOT 14 NOVEMBER

DIE OORSIG VAN DIE IARU HF-BAND PLAN

en

DIE SARL BHF/UHF ANALOOG KOMPETISIE OP 13 EN 14 NOVEMBER

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

Ons begin die bulletin met nuus van twee stil sleutels.

Dit is met leedwese dat ons aankondig dat die sleutels van Gert Coetzee, ZS6GAS, Hennie le Roux, ZS6LR, Ted Hart, ZS6TED en Neville McCash, ZS6MCC stil geword het.

Gert is op Woensdag 3 November 2021 na 'n lang siekbed oorlede. Hy was een van die medestigters van die nou ontbinde Rietkol Amateurradioklub en was baie aktief op HF. Ons betuig ons innige meegevoel met sy ma, sy twee seuns, familie en vriende.

Hennie is op Donderdag 4 November 2021 by sy ouerhuis oorlede na 'n lang verblyf in die hospitaal. Hy was blind en sy pa en broer het hom bygestaan om sy radio's te bedien. Hy was aktief by die Porkyklub en ook op die Vaaldriehoek en Sasolburg herhalers. Ons betuig ons innige meegevoel met sy ma Meinie, pa Hennie, ZS6HLR, broer Jaco, ZS6PX, familie en vriende.

Ted is op Vrydag 5 November 2021 oorlede. Hy was President van die Antieke Draadloos Vereniging van 2014 tot 2015 en was oor die jare 'n aktiewe lid en aktiewe amateur. Ons betuig ons innige meegevoel met sy vrou Pat, familie en vriende.

Neville is op Vrydag 5 November 2021 oorlede. Neville en Elmarie, ZS6EM, wat haar lisensie verwerf het na die Oktober RAE, was betrokke by die VTB en Sasolburg Radio klubs. Ons betuig ons innige meegevoel met sy vrou Elmarie, familie en vriende.

POUSE

Jy luister na  nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

ZS18MOTH AKTIEF VAN 11 TOT 14 NOVEMBER

Wapenstilstandsdag word elke jaar op 11 November herdenk en 'n Herdenkingsdag-parade of seremonie word gewoonlik op die Sondag naaste aan 11 November gehou. Hierdie jaar word dit op 14 November 2021 gehou. 'n Spesiale roepsein, ZS18MOTH, is verkry om die ondertekening van die Wapenstilstand 103 jaar gelede om ongeveer 05:00 op Maandag 11 November 1918 te herdenk. Om 11 uur op hierdie Maandag 11 November 1918 het die gebrul van kanonne opgehou en vrede en stilte uiteindelik oor die Westelike Front neergedaal het, wat die Eerste Wêreldoorlog beëindig het.

ZS18MOTH sal aktief wees vanaf 06:00 UTC op Donderdag 11 November tot 16:00 UTC op Sondag 14 November op 80, 40, 20, 15 en 10 meter. Op Sondag 14 November tussen 08:00 en 12:00 UTC, sal ZS18MOTH aktief wees vanaf die Senotaaf in Mosselbaai ter ondersteuning van die MOTHs van die Blaizeweg Boomgat. QSOs sal bevestig word met 'n spesiaal ontwerpte en gedrukte Herinneringsdag QSL-kaart.

DIE OORSIG VAN DIE IARU HF-BAND PLAN

Oor die afgelope 18 maande is 'n voorstel vir 'n IARU HF Digitale Modusherorganisasie deur verteenwoordigers van al drie IARU-streke onderneem. IARU Streek 1 berig die doelwitte was om die data-modus gebruik van die Amateur Radio HF-spektrum te hersien en veranderinge voor te stel wat inter-modus konflik tussen ongelyksoortige bedryfs modusse verminder en die uitbreiding van nuwe tegnologieë vergemaklik.

Die IARU het eers die band beplannings proses wat gebruik is, opgedateer, toe die band planne van al drie IARU-streke hersien, met die fokus op die data subbande en die gewildheid en kapasiteit-vereistes en bestaande band gebruikers en inter-modus-versoenbaarheid beoordelings in ag geneem. Die span het natuurlik ook van die geleentheid gebruik gemaak om die band planne van al drie IARU-streke in die grootste mate moontlik te harmoniseer. Die voorstel word nou in die betrokke komitees bespreek.

Die voorgestelde veranderinge sluit 'n aansienlike uitbreiding van die datamodus segmente in. Op sekere band toewysings sal die GG en foon-segmente ruimte prysgee vir die digitale segment. Die voorgestelde HF-bandplan kan gevind word op bladsy 10 tot 20 van die Oktober 2021 Radio ZS, dit is ook beskikbaar op die IARU Streek 1 webwerf by www.iaru-r1.org. Kry 'n kopie en kyk watter veranderinge voorgestel word. Deel die inligting met jou Klublede en mede-radioamateurs.

Jy luister na  nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

KLUB NUUS

Die Kimberley ARK sal op Saterdag 13 November 2021 'n Velddag-geleentheid van 09:00 tot 17:00 SAT aanbied. ZS3KBY sal aktief wees op 40 en 80 meter, almal word uitgenooi om kontak met die Klub te maak. Kontak Theo, ZS3TBS op selfoon 076 391 6898 vir meer inligting.

Die Sandton ARK hou op Saterdag 13 November vanaf 09:00 SAT 'n Radio Jakkalsjag-geleentheid by Deltapark in Blairgowrie. Stel jy belang om Jakkalsjag te probeer, jou vaardighede en toerusting te toets, of net pret te hê in 'n groot park saam met mede-amateurs, dan is hierdie een vir jou! Daar sal 'n versteekte Radio Jakkals op die BHF-band in Delta Park wees en dit sal jou soeke wees om dit te vind. Die geleentheid is oop vir almal wat belangstel, kry jou toerusting gereed en kom deel in die pret. Ontmoet om 09:00 by die Craighallweg parkeerarea by Deltapark in Craighallweg, Blairgowrie, Randburg.

Die Overberg ARK hou hul jaareindfunksie op Saterdag 13 November by Lochinvar, die tuiste van John, ZS1DI en Judy, ZS1JEG. Dit sal in die vorm van 'n bring en braai wees, vure sal voorsien word. 'n Mini-vlooimark sal gehou word, besoekers is welkom en bring jou oortollige items saam.

KOMPETISIE NUUS

Die tweede been van die SARL BHF/UHF Analoog-kompetisie sal vanaf 05:00 tot 11:00 UTC (07:00 tot 13:00 SAT) op Saterdag 13 en Sondag 14 November duur. Op elke dag word die ses uur se kompetisie in twee-uur-gleuwe vir 6 meter, 2 meter en 70 cm verdeel. Alle QSOs moet tweerigting punt-tot-punt wees en stasies ruil seinverslae sowel as hul volle ses-syfer Maidenhead-ruitblok uit. Die BHF/UHF-logstaat is beskikbaar op die Kompetisie-bladsy van die Liga-webwerf. Jou logstaat moet ingedien word teen 23:59 SAT op Sondag 21 November 2021 per e-pos na sarlvhfuhfcontest@gmail.com namens die 46 BHF/UHF Groep.

Die sesde been van die SARL Woensdag 80 m Klub Naelloop vind op Woensdag 17 November 2021 plaas.

Nege-en-twintig logstate is ontvang vir die 5de been van die SARL 40 m Ruitvierkant Naelloop gehou op 23 Oktober 2021. 'n E-pos is ontvang maar geen log is aangeheg nie, dit kon dertig logstate gewees het! Dit is in sommige logstate opgemerk dat daar onder in die winderige en vriendelike stad, die Klub-naam verander is van die Port Elizabeth Amateurradiovereniging of PEARS na die Port Elizabeth Amateurradiovereniging Amateurradioklub of PEARS ARK.

1ste die Wesrand ARK – 955 punte

2de die Noord-Kaap ARK – 402 punte

3de die Bo-Karoo ARK – 271 punte

Individuele tellings

1ste Gerhard, ZS3TG - 135

2de Chris, ZS6CPA - 133

3de Kobus, ZS6BOS - 126

Die volledige resultate is beskikbaar in HF Happenings 970.

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag tot gematig gaan wees. Tans is daar 'n aantal sonvlekgroepe sigbaar en daar is 'n moontlikheid van C of M-klas sonfakkels. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van 11 vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral laatmiddag goeie DX openinge op die 15 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Laastens 'n dagboek van 'n paar komende gebeure

8 November – die Wesrand ARK-vergadering

11 November – Wapenstilstandsdag

11 tot 14 November – ZS18MOTH op die lug

13 November – die ZS3KBY Velddag; die Sandton ARK Jakkalsjag en die Overberg ARK-funksie

13 en 14 November – die SARL BHF/UHF Analoog-kompetisie en die WAE RTD-kompetisie

14 November – Herinnerings Sondag

14 tot 20 November – die Suid-Afrikaanse GG Mega QRS-week

17 November – die SARL Woensdag 80 m Klub naelloop

17 en 18 November – die Leonide-meteoorreën.

20 November – die SARL Newbie-kompetisie en die Magalies en Highway ARK-byeenkomste

27 November – die CTARC-vergadering en die Wes-Randse Vlooimark

27 en 29 November - die CQ WW DX GG-kompetisie

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

'n Spesiale roepsein, ZS18MOTH, is verkry om die ondertekening van die Wapenstilstand 103 jaar gelede om ongeveer 05:00 op Maandag 11 November 1918 te herdenk. Die roepsein sal aktief wees vanaf 06:00 UTC op Donderdag 11 November tot 16:00 UTC op Sondag 14 November op 80, 40, 20, 15 en 10 meter.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien.

Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die 'news inbox' skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

Luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na "Amateur Radio Today." Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis, ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. 'n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur 'n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na 'n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, geskryf deur Dennis Green, ZS4BS, geproeflees deur Johan de Bruyn, ZS6JHB en gelees deur ...................................

Van die Nuusspan, die beste wense vir die week vorentoe.